SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 16 MEI 2004

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

STIL SLEUTEL

Dit spyt Sarlnuus om aan te kondig dat Brian Fordred, ZS6A, op Donderdagaand 6 Mei oorlede is. Brian het TV gesit en kyk toe aan die slaap ,geraak het. Toe sy eggenote gaan om hom wakker te maak, het sy gevind dat hy heengegaan het. Sy heengaan was skielik en onverwags maar vreedsaam. Ons innuge simpatie aan sy eggenote, ander familie en vriende.

(POUSE)

In die nuus vandag:

UITSLAE VAN DIE PEARS NASIONALE BHF/UHF KOMPETISIE

TWEEMETER HERHALER IN SWAZILAND

AMATEURRADIODRAENDE VUURPYL WORD GEHOOP OM BUITENSTE RUIMTE TE BEREIK

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede:

UITSLAE VAN DIE PEARS NASIONALE BHF/UHF KOMPETISIE

Dit is met genoeë dat aangakondig kan word dat deelnemers uit al ses afdelings aan die kompetisie deelgeneem het en dat 68 logs ontvang is. Hier volg die analoog wenners per afdeling met hul punte.

50 MHz: ZS1NAZ - 2 691, ZR2DX - 5 010, ZR6ZL/4 - 20 810, ZS6WB - 854. (Veld) ZR2GB and ZS2KW - 5 618.

144 MHz: ZS1NAZ - 650, ZS2CLI - 29 865, ZR3CDK - 241, ZR6ZL/4 - 17 565, ZS6WB - 3 932. (Veld) ZR2GB and ZS2KW - 44 350. (QRP) ZR2GJ/1 - 360, ZR5DK - 700.

432 MHz: ZS1NAZ - 632, ZS2PE - 1 050, ZR3CDK - 241, ZR6ZL/4 - 4 236. (Veld) ZR2GB and ZS2KW - 2810.

Hier is die digitale wenners en naaswenners met punte behaal.

50 MHz: ZS1NAZ - 107 562, ZS6WB - 100 488.

144 MHz: ZS6WB - 66 070, ZS1NAZ - 61 884.

432 MHz: ZS6WB - 1 316, ZS4SS and ZS6ANZ - 1 008.

Die langste afstand in kilometres gewerk.

50 MHz: Analoog ZR1EL na ZR6ZL/4 - 1 179 km. Digitaal ZS1NAZ na ZS6WB - 1 305km.

144 MHz: Analoog ZS2AH na ZS5LEE - 450 km. Digitaal V51E na ZS6WB - 1 406 km.

432 MHz: Analoog ZR2DX en ZS2PE na ZR2GB en ZS2KW - 248 km. Digitaal ZS4SS en ZS4ANZ na ZS6WB - 127 km.

1296 MHz: Analoog ZS6HS na ZS6EGB - 18 km.

TWEEMETER HERHALER IN SWAZILAND

Andy Cory, 3DA0TM, ondervoorsitter van die Radiovereniging van Swaziland sê dat die 2 meter herhaler in Swaziland op die frekwensie van 145,650 MHz met 'n 600 kHz skuif werk. Die herhaler is by Mhlambanyatsi, ongeveer 25 km suid van Mababane gesetel. Die simpleksfrekwensie wat gebruik word is 145,500 MHz.

Andy sê hy hoop dat hierdie inligting van waarde sal wees, en dat hulle graag besoekende radioamateurs uit Suid-Afrika verwelkom en met hulle gesels.

ZS4BFN BY STOKPERDJIESKOU

Oor die naweek van 22 en 23 Mei gaan die Bloemfontein Radioamateurklub 'n stasie by die Kopano Nokeng Stokpedjieskou, naby die Bloemfontein Lughawe, oprig. Die stasie, met die klub roepsein ZS4BFN, sal op HF Foon en moontlik digitale modusse bedien word.

RADIOAMATEUREKSAMEN

Die eerste RAE vir vanjaar vind eerskomende Donderdagaand, 20 Mei, plaas. Sarlnuus wens al die kandidate sterkte en sukses met die eksamen toe. Onthou, daar is 'n pragtige prys om voor mee te ding en alle suksesvolle kandidate ontvang ook dadelik hul roepseine. Ons sien daarna uit om julle spoedig op die lug te hoor en die stokperdjie te geniet.

AMATEURRADIODRAENDE VUURPYL WORD GEHOOP OM BUITENSTE RUIMTE TE BEREIK

Hierdie interessante nuusitem is uit die ARRL se nuusbrief verkry.

’n Amateur vuurpylspan hoop om ’n 21 voet (6,4 m) hoë vuurpyl wat ’n amateurradio avionikapakket sal dra, tot by die grense van die ruimte te stuur. Die lansering deur die “Civilian Space Xploration Team (CSXT)” kan so vroeg as Maandag 17 Mei vanaf die Black Rock woestyn in Nevada geskied. ’n Probeerslag deur die CSXT om die ruimte in 2002 te bereik het so drie sekondes na lansering ge-eindig toe die vuurpyl se enjin ontplof het. Leier van die avionikaspan Eric Knight, KB1EHE, sê CSXT het sedert die vernietigende slag teruggekeer met ’n nuwer, groter voertuig.

In terme van amateurradio sal die “GoFast” vuurpyl, wat na ’n korporatiewe borg vernoem is, telemetrie in die 33 cm amateurband en amateur TV op 2,4 GHz met gebruik van ’n hoëkwaliteit kleurkamera, uitsaai. Die avionika sluit ook meervoudige globale posisioneringseenhede in om die voertuig se presiese ligging en vlugbaan op rekord te plaas, oortollige dataverkryging- en stoorstelsels in sowel as ’n verskeidenheid datasensors.

Sodra die vuurpyl opstyg sal dit vir amateurs, wat so toegerus is, moontlik wees om seine te ontvang van die 2 W senders aan boord, selfs oor ‘n aansienlike afstand vanaf die lanseringsterrein, het Knight gesê. Spesifieke frekwensies is nognie teen die naweek gekies nie, maar dit sal in elk geval nie hier in Suid-Afrika gehoor word nie. Die span sal ook ’n spesiale stasie met die roepsein K7R “for rocket” oprig het Knight gesê. Kyk uit vir K7R in die ’Algemene Klas’ foongedeeltes van die 20 en 40 m bande.

Die plan is vir die soliede brandsof vuurpyl om vanaf die woestynvloer op te styg en ‘n spoed van meer as 4 000 mpu, of 6 400 kpu, binne 9 sekondes te bereik. As alles volgens plan verloop, sal die suborbilale voertuig met sy eie momentum ’n hoogte van 100 km, hoog genoeg om as ’ruimte’ gereken te word, bereik, vir ’n paar minute daar luier, dan met ’n boog na ’n punt op die aarde so 42 km vanaf die lanseringspunt terugkeer. Indien suksesvol sal dit die eerste amateurvuurpyllansering na die ruimte beteken.

Daar is meer inligting beskikbaar op die webwerf van CSXT nl. www.civilianspace.com.
V OORTPLANTINGSTOESTANDEK

obus, ZS6KOB, sê ons sal nou maar moet aanvaar dat DX-toestande vir die volgende paar jaar nie sal wees wat ons graag wil beleef nie- maar die wiel sal wel om en by 2007 draai. Die sonvlekgetal het oor die afgelope aantal dae behoorlik wipplank gery. Dit was Donderdag 48,5 teenoor die baie lae 31,5 van verlede week. Dit het dus effens gestyg en sal na verwagting nog effens styg tot oor die naweek. Voortplantingstoestande was oor die algemeen swak met goeie openinge vir kort periodes. Die winter is nou op hande en die bande sal vroegaand reeds toemaak. Gebruik die 20 m band- veral na die Ooste en Europa. Toestande mag na die Noorde beter as na die Ooste wees. Sonsiklus 23

(die huidige) het gedurende Mei 1996 begin, gepiek gedurende April 2000 met 'n sonvlekgetal van 120,8. Dit word verwag dat die huidige siklus gedurende 2006 sy laagtepunt sal bereik en dat die nuwe siklus gedurende 2010 sy hoogtepunt sal bereik.

AKTIWITEITE OM AAN DEEL TE NEEM

G Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Dit bring ons dan aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur eorge, ZS6NE , en gelees deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX